Grote God, ons bring U eer

1

Grote God, ons bring U eer,
ons aanbid U, Koning, Heer.
U kom toe die lof alom
U wat wás, wat ís, wat kóm.
Voor U buig die skepping neer
U wat ewig sal regeer.

2

Om u troon bring eng'le eer:
"Heilig, heilig, heilig, Heer."
Hier op aarde word 'n lied
deur die eeue aangebied:
Die getuies van u Naam
jubel in hul lofsang saam.

3

Vader, ewig, goed en groot,
hoor ons lof uit elke oord.
Seun van God in ewigheid,
ons is tot u diens bereid.
Heil'ge Gees, Vertrooster, Heer,
ons, u kerk, wil U steeds eer.